# Verhef ons harte tot U, Heer

Ver - hef ons har - te tot U, Heer,

en laat u lief - de ons re - geer.

Wil deur u Gees steeds by ons bly

en ons in al - le waar-heid lei.

2.

Raak U ons aan om U te loof,

versterk ons liefde en geloof;

skenk ons meer vreugde in u wet

en meer volharding in gebed.

3.

Gee dat, gehoorsaam en getrou,

ons altyd op u Woord sal bou.

O heilige Drie-enigheid,

aan U die lof in ewigheid!